# PSALM 28

Hoor hoe ek roep, my Rots, my Heer;

moet nie u oor van my af keer.

As U my on - ver - hoord ver - stoot,

my God, is ek so goed as dood.

2.

Hoor, Here, as ek roep en smeek

met hande biddend uitgesteek

na waar my hulp van U af kom

uit u verborge heiligdom.



3.

Die werkers, Here, van die kwaad,

wat valse vriendskapspraatjies praat,

dié wat u handewerk verag,

vergeld hul volgens hul gedrag.

4.
Hy hét my stem wat smeek, verhoor.

Daar loof ek God die Here voor.

Ek het Hom altyddeur vertrou,

Hy is die rots waarop ek bou.

5
Die Here is sy volk se krag.

Hy dra dié wat sy hulp verwag.

Heer, seën wie na U toe kom,

wees herder vir u eiendom.